# PSALM 24

Die aar - de is Gods ei - en - dom

en als daar-op be - hoort aan Hom.

Hy het in wa - ters van die see

'n vas - te grond daar - aan ge - gee.

2.

Wie sal dan na sy berg mag gaan

en in sy heiligdom gaan staan?

Dié met die hande skoon en rein,

die suiwer hart mag daar verskyn.

3.
Die Heer laat reg aan hul geskied

wat vra na wat sy wil gebied.

Dis hulle wat tot die geslag

van Jakob hoort, wat op Hom wag.

4.

O poorte van sy heiligdom,

die Magtige wil binnekom.

Hy is geweldig, sterk is Hy.

Gaan oop, o poorte, en wees bly.

5

Wie is dié Ko-ning? Laat Hom in,
Hy wat in el - ke stryd oor - win.
Die He - re wat al - mag - tig is,
deur Hom word el - ke stryd be - slis.

6.

O poorte van sy heiligdom,

die Magtige wil binnekom.

Hy is geweldig, sterk is Hy.

Gaan oop, o poorte, en wees bly.

7.

Wie is dié Koning? Laat Hom in,

Hy wat in elke stryd oorwin.

Hy is geweldig, magtig, sterk.

Sy heerskappy is onbeperk.